**VERORDENING OP DIE BEHEER VAN AKKOMODASIE-INSTELLINGS, 2012**
Verordening No. 8, 2012

## VERORDENING

**Om voorsiening te maak vir die beheer oor akkomodasie-instellings in die //Khara Hais munisipaliteit; en vir aangeleenthede wat daarmee in verband staan.**

---

**DAAR WORD BEPAAL** deur die //Khara Hais munisipaliteit, soos volg:-

1. **Woordomskrywing**

"**akkommodasie-instelling**" 'n plek waarin akkommodasie verskaf word vir wins, met of sonder maaltye;

"**drinkbare water**" water wat aan SANS 241 voldoen;

"**perseel**" enige gebou, struktuur of tent tesame met die grond waarop dit geleë is en die aangrensende grond in verband waarmee dit gebruik word,

"**persoon**" 'n natuurlike en regspersoon, insluitend maar nie beperk nie tot, 'n assosiasie van persone, 'n vennootskap en 'n maatskappy;

2. **Toepassing van Hoofstuk**

Hierdie Hoofstuk is van toepassing op 'n persoon wat 'n besigheid besit of bedryf vir die voorsieining van akkommodasie vir wins in 'n akkommodasie-instelling op 'n perseel binne die munisipale gebied.

3. **Vereistes met betrekking tot geboue, water, sanitasie en vullisverwydering**

3.1 Geen persoon mag enige gebou as 'n akkommodasie-instelling gebruik nie, tensy —

(a) dit binne en buite in 'n goeie strukturele toestand is en behoorlik in stand gehou word;

(b) nie minder nie as een badkamer voorsien word vir die eerste agt loseerders, met een addisionele badkamer vir elke twaalf addisionele loseerders of gedeelte daarvan;

(c) elke badkamer —

(i) voorsien is van 'n handwasbak;

(ii) voorsien is van 'n bad of stort; en

(iii) voorsien is van 'n voldoende toevoer warm of koue lopende water;

(d) sanitasiegeriewe voorsien is op die basis van een gerief vir die eerste agt loseerders en daarna een gerief vir elke addisionele twaalf loseerders of gedeelte daarvan, met dien verstande dat 'n sanitasiegerief nie geïnstalleer word in dieselfde kamer as 'n bad of stort nie, en suite-badkamers uitgesluit;

(e) ontlasting wat as gevolg van die akkommodasie ontstaan, behoorlik gestoor word en, uitgesluit putlatrines of waar 'n metode voorsien word vir die behoorlike behandeling van sodanige ontlasting by wyse van 'n ensimatiese of chemiese proses, behoorlik verwyder en mee weggedoen word;

(f) 'n houer met 'n digsluitende deksel in die toilet voorsien word;

(g) die huishoudelike vullis wat as gevolg van die akkommodasie ontstaan, ten minste een maal per week behoorlik verwyder en weggedoen word;

(h) alle watertoestelpasstukke en passtukke met betrekking tot sanitasie en ablusie in 'n behoorlike werkende toestand is.

4. **Voorbereiding en bediening van voedsel**

'n Eienaar wat voedsel op die perseel voorberei of bedien vir gebruik deur 'n gas, ongeag of die gas afsonderlik vir die voedsel betaal of 'n koste vir die voedsel ingesluit is in die akommodasiekoste, moet aan die bepalings van die Regulasies vir die Bestuur van Algemene Higiënevereistes vir Voedselpersele en die Vervoer van Voedsel gepubliseer ingevolge Goewermentskennisgewing No R918 van 30 Julie 1999, voldoen.

5. **Perseel**

'n Eienaar moet verseker dat sy of haar perseel toegang het tot veilige en voldoende drinkbare water, sanitasie en vullisverwydering, en dat huishoudelike geriewe, eetware, linne en beddegoed in 'n skoon en higiëniese toestand gehou word.

6. **Strafbepaling**

Enige persoon wat enige van die voorafgaande artikels oortree of weier om gehoor te gee aan 'n bevel wat wettig daarkragtens gegee is, is aan 'n misdryf skuldig en by skuldigbevinding strafbaar met 'n boete of gevangenisstraf van hoogstens een jaar, of met beide 'n boete en met daardie gevangenisstraf.

7. **Kort titel**

Hierdie verordening heet die verordening vir beheer van akkomodasie-instellings, 2012.